# ‘n Ander Evangelie

| | |
|---|---|
| Outeur | F.W.C. Neser |
| Kopiereg | F.W.C. Neser |
| Uitgewer | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| Tel / Faks:<br>E-pos:<br>Webtuiste: | (012) 379-8954<br>ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com<br>www.israelmusthear.co.za |
| Kantoorure: | Maandag tot Donderdag,<br>09h00-12h00 |
| Drukker:<br>Tel:<br>Fax:<br>E-pos | Minit Print Pretoria Noord<br>(012) 565-5288<br>(012) 565-5289<br>info@minitprint.biz |
| Nuwe Druk | 2006 |
| ISBN | 1-919933-84-0 |

# ‘n Ander Evangelie

Liewe Vader, ons dank U vir die voorreg om nou saam hierdie heerlike, wonderlike, lewende Woord te kan oordink. O HERE, ons het vanmôre vroeg, toe ons vir die diens gebid het, het ons gevra dat U ons harte sal open soos U die van Lydia geopen het, om die evangelie te ontvang, en Here, soos U die verstand van u dissipels geopen het om die profete te verstaan, so bid ons dit vanmôre.

HERE, soos U ook vanmôre met ons deur die Gees gepraat het, die tyd is werklik baie kort, en; HERE, waarvoor was die profete dan geskrywe? Waarvoor was U Woord geskrywe as daar so baie sal wees wat nooit sal verstaan teen die tyd dat U gekom het nie? Daarom HERE, help ons dat ons sal verstááń, en dat ons gehoorsaam sal wees. Ons vra dit in Jesus Naam. AMEN.

My liewe broers en susters, ek kan één ding voor die HERE sê waarvoor ek baie, baie dankbaar is, en dit is dat ek nooit voor mense staan om vir hulle te préék nie, en dat ek ook nog nooit nodig gehad het om my voor te berei vir ‘n diens omdat daar van my, vir daardie oomblik verwag word om iets te sê nie. God het nog altyd vir my ‘n boodskap gegee. So, ek kom nie vanmôre na u toe met ‘n preek nie, ek kom na u toe met ‘n boodskap en mag die HERE, soos ons gebid het, dit ryklik seën, want dit is ‘n baie belangrike boodskap; soos ek glo dat al my boodskappe reg deur die jare altyd belangrik was.

Ek wil eers met u uit ons Skriflesing lees, voordat ek vir u die titel sê waaroor ek gaan praat.
Ek wil hê ons moet saamlees uit:
Galásiërs 1:1-24;
(die brief van die Apostel Paulus aan die Galasiërs)
*Opskrif en seëngroet.*
1 PAULUS, ‘n apostel nie vanweë mense of deur ‘n mens nie, maar deur Jesus Christus en God die Vader wat Hom uit die dode opgewek het,
2 en al die broeders wat by my is - aan die gemeentes van Galásië:
3 Genade vir julle en vrede van God die Vader en onse Here Jesus Christus,
4 wat Homself gegee het vir ons sondes, sodat Hy ons kan uitred uit die teenwoordige bose wêreld, volgens die wil van onse God en Vader,
5 aan wie die heerlikheid toekom in alle ewigheid! Amen.

6 EK verwonder my dat julle so gou afvallig word van hom wat julle deur die genade van Christus geroep het, na ‘n ander evangelie toe,
7 terwyl daar geen ander is nie; behalwe dat daar sommige mense is wat julle in die war bring en die evangelie van Christus wil verdraai.
8 Maar al sou ons of ‘n engel uit die hemel julle ‘n evangelie verkondig in stryd met die wat ons julle verkondig het, laat hom ‘n vervloeking wees!

(Broers en susters, dis ‘n baie sterk woord daardie.
Die ou Engelse Bybel sê: “let him be a cursed”.
Die Grieks is “anatema” wat ‘n baie sterk woord is).

9 Soos ons vantevore gesê het, sê ek nou ook weer: As iemand julle ‘n evangelie verkondig in stryd met die wat julle ontvang het, laat hom ‘n vervloeking wees!
(Hy herhaal dit twee keer!)
10 Soek ek dan nou die guns van mense, of van God? Of probeer ek om mense te behaag? As ek nog mense behaag, dan sou ek nie ‘n dienskneg van Christus wees nie.
11 Maar ek maak julle bekend, broeders, dat die evangelie wat deur my verkondig is, nie na die mens is nie.
12 Want ek het dit ook nie van ‘n mens ontvang of geleer nie, maar deur ‘n openbaring van Jesus Christus.
13 Want julle het gehoor van my lewenswandel vroeër in die Jodedom, dat ek die gemeente van God uitermatig vervolg en dit verwoes het;
14 en dat ek in die Jodedom vooruitgegaan het bo baie van my leeftyd onder my stamgenote, terwyl ek veral ‘n yweraar was vir die oorleweringe van my voorvaders.
15 Maar toe dit God behaag het, wat my afgesonder het van die skoot van my moeder af en deur sy genade geroep het,
16 om sy Seun in my te openbaar, sodat ek Hom onder die heidene sou verkondig, het ek dadelik nie vlees en bloed geraadpleeg nie,
17 en ook nie na Jerusalem opgegaan na die wat voor my apostels was nie, maar na Arabië vertrek en weer teruggekom na Damaskus.
18 Vervolgens, drie jaar daarna, het ek na Jerusalem opgegaan om met Petrus kennis te maak en vyftien dae by hom gebly;
19 en ek het niemand anders van die apostels gesien nie, behalwe Jakobus, die broer van die Here.
20 En wat ek julle skryf - voor die aangesig van God, ek lieg nie!
21 Daarna het ek gekom in die streke van Síríë en Cilícië;

22 en ek was persoonlik onbekend by die Christelike gemeentes van Judéa;
23 hulle het net gehoor: hy wat ons vroeër vervolg het, verkondig nou die geloof wat hy vroeër besig was om uit te roei.
24 En hulle het God verheerlik in my.

Ons lees net tot daar.
Mag die Here daardie gedeelte ryklik aan onse harte seën.
Ek wil vanmôre met u praat oor die baie ernstige onderwerp; ‘n baie, baie ernstige onderwerp: “ ‘n Ander Evangelie”.

‘n Ander Evangelie?
Ek wil vanmôre vir u sê: Ons lewe in die tyd van ‘n “Ander Evangelie”.
Die “evangelie” en die “Woord van God” wat mense hoor (ons eie mense, ons eie volk), is nie God se Evangelie nie! Dis ‘n verskriklike ding om te sê, en dis dan ook in die trant van hierdie teks wat ek u aandag op gevestig het, is daardie “evangelie” dan ‘n vervloeking. Verskriklik! Maar kom ek lees vir u weer van die sesde tot die negende vers:
Galásiërs 1:6-9;
6 EK verwonder my dat julle so gou afvallig word van hom wat julle deur die genade van Christus geroep het, na ‘n ander evangelie toe,
7 terwyl daar geen ander een is nie; behalwe dat daar sommige mense is wat julle in die war bring en die evangelie van Christus wil verdraai.
8 Maar al sou ons of ‘n engel uit die hemel julle ‘n evangelie verkondig in stryd met die wat ons julle verkondig het, laat hom ‘n vervloeking wees!
9 Soos ons vantevore gesê het, sê ek nou ook weer: As iemand julle ‘n evangelie verkondig in stryd met die wat julle ontvang het, laat hom ‘n vervloeking wees!

Nou, ek het baie om vanmôre vir u te sê. So, ek moet my haas om dit met julle te deel en ek vra God se genade om my waarlikwaar te help dat, soos ons ook gebid het, dat die Here julle sal help om te verstaan wat ek vanmôre het om met julle te deel.

Dwarsdeur God se Woord vanaf die oomblik dat die HERE ‘n Verlosser belowe het daar in die tuin van Eden, reg deur die profete, was daar die groot verwagting dat daar die Verlosser sou kom, die Messías, die Gesalfde van God; wat sou kom om Israel se sondes weg te neem. En dit is wat die engel ook vir Josef gesê het daar in Matthéüs 1:21, toe hy gesien het dat sy verloofde alreeds swanger was, en volgens die “Oer-evangelie

van Jakobus", het Josef gedink dat dieselfde ding met hom gebeur het as wat met Adam gebeur het, naamlik dat die Satan ingekom het toe hy (Adam) nie teenwoordig was nie en vir Eva bevrug het met sy Satansaad; dat hierdie duiwel nou weer besig was met dieselfde ding: hier is Josef se verloofde swanger, terwyl hy nie daar was nie en dat hy haar ook ernstig aangespreek het volgens die "Oer-evangelie van Jakobus": "Wat het jy nou gedoen? Hoekom het jy so gemaak terwyl ek nie by jou was nie?" En hoe sy hom ernstig en plegtig verseker het dat sy geen ontug gepleeg het nie; en soos ons weet uit God se Woord, daar het niks verkeerds gebeur nie; die Heilige Gees het haar oorskadu, en dat daardie Heilige Vrug wat in haar skoot was, was die Seun van God - prys die Naam van die HERE!
En die engel het toe mos by hom, Josef gekom, in 'n droom, want hy: Toe hy "dit" nou gedink het van Maria, toe het hy gedink om haar darem ook die skande te spaar en alles wat daarmee saamgaan, sou hy haar maar in die geheim wegstuur en die beplande huwelik tot niet maak.

Dit stáán hier in die Bybel!
Toe kom die engel van die HERE mos in 'n droom na hom toe en sê vir Josef hierdie woorde; en hy sê vir Josef:
Matthéüs 1:20-21;
20 Maar terwyl hy dit in die gedagte het, verskyn daar 'n engel van die Here in 'n droom aan hom en sê: Josef, seun van Dawid, wees nie bevrees om Maria, jou vrou, by jou te neem nie, want wat in haar verwek is, is uit die Heilige Gees;
21 en sy sal 'n seun baar, en jy moet Hom Jesus noem, want dit is Hy wat sy volk van hulle sondes sal verlos.
"Want dit is Hý wat sy volk van hulle sondes sal verlos".
Dít is van die uiterste belang! Nie 'n mengelmoes in die wêreld nie, en sekerlik nie die "Satan nageslag" nie; maar sy volk; God se Volk!
Dat die ene wat gebore sou word "sy volk van hulle sondes sou verlos".

Nou kan jy dit dwarsdeur in die bediening van die Here Jesus sien dat die Here Jesus daarmee besig was en gedurig besig was met die boodskap van die koninkryk! Die Godsplan - dat God sy volk uit hierdie aarde sou verlos, hulle van hulle sondes sou afwas, hulle uiteindelik sou uitneem uit die volke en dat Hy weer sy koninkryk op hierdie aarde met daardie volk sou vestig!
Dit is die boodskap van die Bybel!

Dis die evangelie, en dit is die evangelie wat die Here Jesus verkondig het; dit is die evangelie wat sy apostels verkondig het; dit is die evangelie wat Hy hulle opgedra het om te verkondig.

Hy het vir hulle gesê: “Moenie gaan na die heidene nie, moenie gaan na ‘n stad van die Samaritane nie, maar gaan liewer na die verlore skape van die huis van Israel”.

Hy sê vir die Kananése vrou, (u ken al hierdie dinge, ek wil maar net vir u die inleiding gee en die agtergrond om vir u te wys hoe ernstig hierdie omstandighede is) Hy sê vir haar: “Ek is net gestuur na die verlore skape van die huis van Israel”.

En toe Hy vir sy dissipels die opdrag gegee het om te gaan na al die nasies en van hulle dissipels te maak en hulle te doop nadat hulle dissipels geword het, in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en hulle te leer alles wat Hy hulle beveel het, het daardie dissipels baie duidelik verstaan wat Hy bedoel het, want dit is wat Hy hulle geleer het die hele tyd wat hulle by Hom was!

En soos ons suster ook vanmôre in haar getuienis gesê het, jy kan dwarsdeur die sendbriewe gaan, jy kan regdeur die Nuwe Testament gaan, en jy sal sien dat daardie apostels het daardie opdrag van die Here Jesus uitgevoer! Hulle het na die verlore skape van die huis van Israel gegaan en presies gaan doen soos Hy vir hulle gesê het, en hulle ook gaan leer het.

Nou, ek het nie vanmôre naby of naastenby tyd om vir u al die besonderhede te gee van hierdie “ander evangelie” wat toe nou posgevat het nie, en ek gaan ook nie daarby in besonderhede nie, maar byvoorbeeld die voorlaaste teks wat ek vir u genoem het waar die Here Jesus vir sy dissipels gesê het: “Gaan en maak dissipels van al die nasies - (dit is die nasies wat sy Naam dra) - en doop hulle’.
“Doop die dissipels in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het, en kyk, Ek is met julle al die dae tot aan die voleinding van die wêreld”.

Toe het die “ander evangelie” sommer hier vroeg in die vroeë eeue al gekom en in stede van dissipels te doop, besprinkel hulle babatjies. U sien, daardie is maar ‘n deel van hierdie “vals evangelie” en daarop kan ons baie ingaan, maar ek wil dít vir u in breë trekke wys; en vir u op die erns van hierdie “ander evangelie” wys en in die lig van hierdie tyd waar u en ek nou in lewe, en waar die uitdaging op u en my rus, en waar ons nog baie sulke dinge sal hê soos ons suster Mienkie gehad het vanmore - dit was vir ons baie geseënd gewees.

Ek glo as ons getrou bly, en naby aan die Here lewe, sal die Gees van die Here al meer en meer op ons begin kom, en ons sal met hierdie mense

begin praat, en eerste begin by ons eie mense; ons eie mense wat so deur die Satan verlei is omdat hulle vir geslagte alreeds onder ‘n “ander evangelie” sit, ‘n “ander evangelie” wat niks te doen het met hierdie “ware evangelie” van onse Here Jesus nie, en hulle is die heiliges; hulle is die godsmanne, en ons wat die “ware evangelie” verkondig, ons is die ketters, ons is die onderdorpers, en ons is die oningeligtes, en ons is die dommes, en noem maar wat jy wil.

Maar, ek moet tog vir u ook op die evangelie se “grondslag” wys, omdat ek ook vanmôre vir u, my mede-Israeliete ernstig wil waarsku, baie ernstig waarsku, dat ons ook baie versigtig moet wees dat ons nie oorheers moet word deur die politieke aspek van ons visie nie. Dit is ‘n ander fout wat mense maak: hulle dink die godsdiens het niks te doen met die politiek nie.

Ware godsdiens en ware politiek kan jy nie van mekaar skei nie. Dan bedoel ek nie politiek in die vuil sin soos ons dit in hierdie bedeling alreeds leer ken het nie; suiwer politiek is die suiwer GODSREGERING. Enige nasie het ‘n grondwet nodig; het ‘n owerheid nodig; het ‘n grondgebied nodig; het ‘n verbond nodig! En dit is alles in God se Woord!

Ons kan nie nou vir mense gaan sê soos dit in hierdie “ander evangelie” gesê word nie: “Nee wat, ons het nie ‘n land hier nie, ons het nie ‘n blyplek hier nie; “our home is in heaven”.
Wat ‘n **LEUEN.**
Waarvoor het God dan hierdie aarde gemaak? Waarvoor het die HERE dan nadat Hy alles gemaak het, en Hy daarna gekyk het, gesien het dit was baie goed?

Toe kom Satan en hy verwoes dit deur die sonde en die ongehoorsaamheid van Adam! Gaan die HERE nou maar sy hande (en ek sê dit in baie groot eerbied, maar sodat u my kan verstaan), gaan die Almagtige God nou sy hande in die lug gooi en sê: “Nou ja, Adam was nou ongehoorsaam en dit wat Ek gedoen het is tot mislukking gedoem - Ek sal nou maar my rug keer op hierdie ou aarde en Ek sal nou maar my kinders wat in My glo hemel toe vat! Laat hierdie aarde dan nou maar ten gronde gaan, laat hy maar tot as verbrand word, of wat ook al”.

Dit hoor jy alles in die prediking van hierdie “ander evangelie”. Nee, hierdie aarde gaan herstel word soos God hom oorspronklik gemaak het. En die tweede Adam, Koning Jesus, gaan op hierdie aarde regeer, en dit sal deel wees as’t ware van die “monument ter ere van Gólgota”.
(Doen gerus navraag oor die boekie vanuit dieselfde bediening van Ekklesia: “ ‘n Nuwe Hemel en ‘n Nuwe Aarde”).

Maar nou, u en ek, in ons bevegting van hierdie "ander evangelie" moet baie versigtig wees dat ons self, ons Israeliete, nie die basis van ons eie geloof daarmee inboet nie. En daarom, voordat ek verder gaan en vir u op baie van die aspekte van hierdie "ander evangelie" wys, - en die moment wat ek u daarop wys, sal u weet dit is so - maar u sal dit dan verstaan. Ek wil eers vir u wys wat is die basis, afgesien nou van die "Identiteit Visie" waarop ons sal terugkom; afgesien van die "Israel Visie"! En dit is die basis van die herstel van ons verhouding met God deur die bloed van Jesus! As u en ek nie daardie basis het nie, m.a.w. as ons nie waaragtig sekerheid het van 'n wedergeboorte nie sal:

Ons daardie wonderlike koninkryk ook nie sien nie;
Ons sal hom ook nie ingaan nie!;
Ons Israelskap alleen is nie ons kaartjie na die koninkryk toe nie;.
Ons moet weergebore wees; .
Ons moet die vrugte van bekering dra!

Ek het in die jare wat ek in Vereeniging gepreek het, en u wat na my bande luister sal my baie gehoor sê het; ek het altyd byvoorbeeld gesê: ek sê 'n ware bekeerde mens is 'n maklike mens om mee klaar te kom. 'n Onbekeerde mens, en veral 'n onbekeerde Israeliet, is 'n opstandige mens, want ons is 'n besonderse nasie. Daar is besonderse krag in ons, daar is 'n besonderse "moedswilligheid" in ons, daar is 'n besonderse hardkoppigheid in ons, gaan vra maar vir Moses!

Daarom, as ons nie bekeerd is nie, kyk maar na baie van ons Afrikaners; as jy moeilike mense wil gaan soek, jy sal hom onder die Afrikaners kry, want hy is nog nie bekeer nie, want hy het 'n krag in hom, hy het 'n krag in hom wat God in hom gegee het; maar dis 'n krag as't ware van 'n jong os wat alles net wil breek. Maar in elk geval, ek los dit net eers daar.

Paulus het hierdie probleem gehad; hy het met hierdie heerlike evangelie; toe hy daar vir Jesus van aangesig tot aangesig op die Damaskuspad ontmoet het en hy hierdie stem hoor:
"Saul, Saul, waarom vervolg jy My?"
Hier lê hy (Paulus) op sy rug, in die grond neergeslaan.
"Hy sê: Wie is U Here?"
"En die Here antwoord: Ek is Jesus, wat jy vervolg. Dit is hard vir jou om teen die prikkels te skop".

Maar, u moet maar u eie gedagte vind. Ek wil dit nou nie vir u borduur nie, want dan sal ek nie tyd kry nie, maar u moet onthou dit is HIERDIE man wat juis die gemeente vervolg en verwoes het soos hy ook hier in Galásiërs sê, omdat hy gereken het hierdie Jesus was " 'n indringer". Hierdie Jesus was

‘n “kansvatter” (ek sê dit nou maar in ‘n lelike sin sodat u kan verstaan). Paulus was kwaad vir hierdie Jesus, want hierdie Jesus het die tradisies van die vaders kom verwoes, en dit was juis sy fondament wat Paulus op gestaan het. Want hy was lief vir die profete soos hy dit verstaan het. Hy was lief vir die wet soos hy dit verstaan het.

Dan kom baie Israeliete vandag nog en sê: Gooi vir Paulus uit die Bybel uit, want hy is wetteloos. Paulus sê in ‘n ander plek: “Ek gooi nie die wet weg nie, ek bevestig hom”, want die nuwe verbond sê die Here sal daardie wet wat op kliptafels geskrywe is, sal Hy vat en dit op ons harte skryf. “En dat dit nie nodig sal wees vir die een om vir die ander een te sê: ‘Ken die Here’ nie, want hulle sal almal die Here ken, van die kleinste tot die grootste”.
Maar, die kern van die koninkryk sal God se wet wees.
Prys sy wonderlike lieflike Naam!

Nou ja, so het hy toe gekom en hy het hierdie Woord van God begin te verkondig - hy het hierdie Israeliete gaan soek en hy het vir hulle die **WARE EVANGELIE** gebring; die hart en die kern en die siel van die Godsplan; en dit is die herstel en die wedergeboorte; die verandering van die ou hart van klip in ‘n hart van vlees.

En Paulus het vir hulle kom sê: hy het hulle gekry en hy het vir hulle gesê en dit ook vir hulle duidelik gemaak dat die Messías wat deur die profete besing was, het gekom, en Hy het gesterwe aan die Kruis en Hy het opgestaan uit die dode en Hy lewe tot in alle ewigheid en Hy sit op die oomblik aan die Regterhand van die Vader om vir ons in te tree; om waar te maak in ons harte dit wat Hy vir ons gekoop het met sy KOSBARE BLOED en Hy kom weer! Hy kom weer om te regeer soos die profete gesê het dat Hy sal kom om te regeer; maar, mede-Israeliete, sê Paulus (ek glo hy het dit so gesê, en ten minste in daardie sin) hy sê: dit moet julle weet, dat dit alles het Hý vir júlle gedoen; uit genade. Julle kan niks daarván verdien nie. Niks!

Julle kan die wet onderhou; julle kan julle een, twee, drie tot tien keer of hoe onbeperk ook al, laat besny, (as dit met ‘n man kan gebeur). Jy kan soveel offerandes slag soos jy wil, jy kan soveel bloed van stiere en bokke giet soos jy wil, maar jy sal nie ‘n druppeltjie kan toevoeg aan of tot jou redding nie.
Die BLOED van Jesus het dit vir jou gedoen.
**DIS GENADE!**
Julle moet daardie GENADE ontvang deur die geloof en ‘n nuwe mens word.

Toe kom hierdie klomp Judaïseerders, en hulle is vandag nog aan die gang, en hulle loop soos ‘n klomp skelm honde al agter op die spore van Paulus. Hierdie Israeliete is vatbaar vir die Woord van God, want Jesaja skrywe in, ek dink dis in Jesaja 51:7, praat hy van “die volk in wie se hart My wet geskrywe is”. Ek sê dit weer vanmôre vir u (dis op baie van my kassette) maar dis een van die dinge wat my verbly en een van die dinge wat ek u vanmôre wil sê wat ek wil toets; u kan nou vir u self antwoord - in u eie lewe toe u onbekeerd was; enige onbekeerde Israeliet wat u vandag nog raakloop, so goddeloos soos hy is, hy kan ‘n ou vloeker wees, hy kan ‘n ou drinker wees, maar as jy mooi met hom gaan praat; hy het daardie gewete in sy hart! Hy het God se wet in sy hart. Daar’s dinge wat hy mag doen, en al sal hy dit ook doen; en jy in sy hart sou kon kyk, sal jy weet hy het dit gedoen omdat hy deur die Satan oorrompel was. Dit is nie soos met die heidene nie!

‘n Heiden wat ‘n ander een sommer kan doodkap en dit sal niks aan hom doen nie. Hy kan steel en dit sal niks aan hom doen nie. Geen Israeliet kan steel of moor, of hoereer, of wat ook al, sonder dat ‘n stem hier binnekant met hom praat nie, hoe onbekeerd hy ook al mag wees, want God se wet is in ons harte geskrywe.

Nou, hierdie klomp mense onder wie die Galásiërs was en al die ander Efésiërs en so aan, dit was so en toe hulle harte nou nuut geword het, en die “nuwe lewe” gekom het, en die Here Jesus in hulle harte gekom het, toe was hulle natuurlik oneindig veel meer; waarlik God bewus! Maar hulle was dus toe ook ‘n vrugbare jagveld vir hierdie Judaïseerders wat nou agterna kom en vir hulle sê: Ja-nee, dit is reg! Julle glo nou in die Here Jesus, maar julle weet die wet sê jy moet ook besny word. Die wet sê jy moet ook sekere feesdae hou. Die wet sê julle moet ook dít doen en dát doen!

Nou luister, die fyn punt is dit: die **BEDOELING** was daarby dat in hulle gemoed, die gedagte daar moes wees dat GELOOF jou sou red, en nie WERKE nie. Ek wil u net weer herinner aan my teks: “ ‘n Ander Evangelie”, dit is my teks! Hier praat Paulus: “Want ek skaam my nie oor die evangelie van Christus nie”. Ek wil vanmôre hê dat u duidelik die verskil sal sien tussen die “**Ware Evangelie**” en die “**Ander Evangelie**”.

Paulus sê daar in Galásiërs: “nie dat daar ‘n ander evangelie is nie”
Daar is nie ‘n ander evangelie nie! Dit bestaan nie in Bybelse terme nie: dit wat voorgestel en verdraai word deur predikers onder inspirasie van die Satan en ook deur onkunde oor ons mense nie die visie en die liefde tot die

“waarheid” aangeneem het nie, lei tot die daarstelling van ‘n sg. “ander evangelie” m.a.w. die valse leringe.
Enige “ander evangelie” is nie evangelie (“gospel”) nie! Daar is net een evangelie en dit is die “ware evangelie”.
“Want ek skaam my nie oor die evangelie van Christus nie, want dit is ‘n krag van God tot saligheid vir elkeen wat glo; eerste vir die Jood (meer korrek vertaal - Judeër) en ook vir die Griek - (die “Griek” is die 10 stamme van Israel).
Nou, hierdie woord “saligheid” - hoeveel van ons mense, as ek u nou vanmôre moet vra, u het verskillende agtergronde van kerke (ek het ook my agtergrond) - ek wil dit nie sê om enige kerk af te kraak nie, maar ons lewe in te ‘n ernstige tyd om nie absoluut reguit met mekaar te praat en die waarheid te praat nie; hoeveel van ons mense weet werklik wat “saligheid” beteken?
Dit moes vir ons duidelik gemaak gewees het in die “ware evangelie”. Ek wil vanmôre vir u oor “saligheid” sê: en dit sal op die kasset kom; u sal nie alles kan onthou nie, maar as u dit dan weer wil nagaan, dan sal u dit op die kasset kan hoor. En ek wil dit vir u maar hier lees, want ek wil nie tyd laat verbygaan nie: en die van u wat ‘n Scofield Bybel het sal dit ook in sy notas kry.
Die Hebreeuse en Griekse woorde vir “saligheid” impliseer die gedagtes van:
Verlossing, Veiligheid, Behoudenis, Genesing, en Heelheid.
Dus, as jy die evangelie - “ek skaam my nie oor die evangelie van Jesus Christus nie;”

| Want dit is die krag van God: | |
|---|---|
| tot saligheid; | tot behoudenis; |
| tot verlossing; | tot genesing; |
| tot veiligheid; | tot heelheid. |

Dus, in hierdie ware evangelie; as jy hom glo, word jy gesond van jou siektes, word jy verlos van jou slegte gewoontes, en jou sondige lewe, ensovoorts.
Saligheid is die groot omvattende woord van die evangelie - dit vat al die verlossende, werkende en prosesse saam soos:

| Saligheid is die groot omvattende woord | |
|---|---|
| Regverdigmaking; | Toerekening; |
| Verlossing; | Vergifnis; |
| Genade; | Heiligmaking; |
| Versoening; | Verheerliking. |

Dus, as Paulus sê: “Ek skaam my nie oor die evangelie van Jesus Christus nie, want dit is die krag van God tot saligheid vir elkeen wat glo” ensovoorts, sluit dit my “regverdigmaking” in. Nou, ek het al baie oor “regverdigmaking” met u gepraat. Dis iets wat ons baie oor moet peins tot ons dit verstaan.
“Regverdigmaking” - beteken dat die Here Jesus deur **SY BLOED** dit (vir ons sondes, skulde en alles wat daarmee saamgaan) so volkome betaal het, dat die gelowige voor God staan asof hy nooit gesondig het nie!
Dis **MAGTIG**, dis **GEWELDIG**!
Verlossing, Genade, Versoening, Toerekening, Vergifnis, Heiligmaking en Verheerliking!
Daardie woord “versoening” bv., almal hierdie (sake) het ek in my Reekse oor Paulus en ook oor my Reekse in Romeine; het ek met ons mense van tyd tot tyd behandel. Dis van die uiterste belang dat u dit sal verstaan as u ‘n ware geredde, kragtige kind van God wil wees.
Hóé nodig is dit in hierdie týd om dít te wéét.

As ek miskien die een mag uitsonder, en u sal dit hoor: hierdie woord “Versoening” (die Engelse Bybel noem dit “propeciation”), is ‘n magtige, heerlike woord, en dit is ‘n woord wat so maklik verkeerd verstaan word, en dis iets wat ons so maklik nog verkeerd doen:
Die **BLOED** van Jesus; toe Hy dit vir ons gestort het, was dit nie in die eerste instansie om God daarmee om te koop nie, of om die Vader ‘n persent te gee nie, om ons in God se guns te bring nie. Die ou heiden - dit is sy hele idee van ‘n offergawe. Daarom offer die heidene soms selfs hulle eie kinders en stuur hulle kinders deur die vuur. Weet u dat daar Israeliete in die wêreld is, en ek verstaan selfs in ons eie land in die Satansaanbidding is wat hulle kinders offer - vir versoening met die idee dat:
Hoe hoër die prys is wat jy betaal, hoe meer sal jy daardie god toegeneë maak tot jouself. M.a.w. jy sal hom koop, sodat hy aan jou kan guns bewys.
Ons **VERLOSSING** het geen idee in, geen begrip in van gunsbewyse nie. Want God is ‘n regverdige God. As jy gesondig het, moet God jou straf. Jy kan nie sy guns koop op watter manier ook al nie. Nou, as ek dit dan menslik mag noem, dit het God self in ‘n dilemma geplaas want Hy wil nie hê dat een van ons verlore moet gaan nie!

MAAR, Hy moet ook regverdig wees, want sy dekreet is: “die siel wat sondig moet sterwe”. Dit is soos die regter (judge) - al is dit ook sy eie seun wat moord gepleeg het; as die seun voor sy pa, die regter kom, moet sy pa hom tot die dood veroordeel, al is dit ook sy seun. Dit is die Reg - (The Law).

So ook, doen onse God!
Dus, ons kan nie God se guns koop nie, want Hy kan nie sy regverdigheid omseil nie. So, dit was nie die bedoeling van die "versoening" nie! Die bedoeling van die "versoening" was om dit vir God, die Almagtige, die Regverdige, moontlik te maak om jou en my te vergewe en nogtans regverdig te wees. Dit was die probleem (as ek dit so mag stel) - en daarvoor het Hy sy eie Seun gegee om aan die Kruis te sterwe sodat die Satan nie die vinger na God kan wys en sê "ek weet U is almagtig, U is magtiger as ek; ons het daardie saak lankal uitgemaak, toe is ek uit die hemel uitgeskop, want ek wil wees soos U en ek het nie daarin geslaag nie; maar wat gaan U nou doen?"

Toe sê die Vader: "Ek sal My eie Seun gee en AL die skuld van my volk sal Ek op Hom lê! Hy sal daardie skuld dra en daardeur sal Ek Myself die reg gee en in staat stel om hom (die sondaar Israeliet) te vergewe as hy in My Seun glo".

M.a.w. as hy (die sondaar Israeliet) glo in Jesus en dat Jesus sy sonde gedra het, "dan kan Ek jou vergewe sonder om onregverdig te wees".
Dis Versoening!
Is dit nie heerlik nie?
Is dit nie wonderlik nie?
Nou, as jy hierdie dinge weet, dan:

Maak dit jou sterk;
Dit maak jou bly;
Dit maak jou vry;
Dit maak jou los.

Maar as ons dit nie weet nie, dan loop ons nog altyd onder 'n ou skuldgevoel en ons probeer nog altyd om vir onse God om te koop, bv.:
"Ag Here, as U my tog nou net uit hierdie penarie uithelp / verlos, dan sal ek dit doen, ek sal nou 'n beter lewe lei; Ag Here, ek sal 'n ekstra tiende betaal".
Daar is baie van ons predikers onder hierdie "Ander Evangelie" wat dit uitbuit met hulle mense, en party van hulle baie ryk word!
Ek het miskien 'n bietjie baie tyd daaraan spandeer, maar ek dink nie dit was verkwis nie!

**Saligheid is in drie tye**: (soos die Engels sê: "tenses")
Verlede Tyd; Teenwoordige Tyd; Toekomende Tyd.

**1. Saligheid in die Verlede Tyd:**
Die gelowige is van die skuld en straf van sonde gered, en is veilig. Jy kan niks daarby voeg nie; jy moet dit net ontvang!

Nou, daar is baie tekste.
Ek gaan hulle sommer net lees sodat die van u wat dit dalk eendag wil hê, na die kasset kan luister:
Lukas 7:50;

En Hy sê vir die vrou: Jou geloof het jou gered; gaan in vrede.

1 Korinthiërs 1:18;

Want die woord van die kruis is wel dwaasheid vir die wat verlore gaan, maar vir ons wat gered word, is dit die krag van God;

2 Korinthiërs 2:15;

Want ons is ‘n aangename geur van Christus tot eer van God onder die wat gered word en onder die wat verlore gaan;

Efésiërs 2:5,8;

5 ook toe ons dood was deur die misdade , lewend gemaak saam met Christus - uit genade is julle gered -

8 Want uit genade is julle gered, deur die geloof, en dit nie uit julleself nie: dit is die gawe van God;

2 Timótheüs 1:9;

wat ons gered en geroep het met ‘n heilige roeping, nie volgens ons werke nie, maar volgens sy eie voorneme en genade wat ons van ewigheid af in Christus Jesus geskenk is.

**2. Saligheid in die Teenwoordige Tyd:**
Die gelowige is besig om van die gewoonte en heerskappy van sonde gered te word. Baie sit met die probleem:
“Maar ek is gered, ek het die Here Jesus aangeneem, maar ek doen elke dag nog sonde!”
Sal ek hemel toe gaan? Sal ek die ewige lewe beërwe? Ja, as jy opreg en ernstig was met jou oorgawe, sal jy die ewige lewe beërwe. Maar, dan sal jy ook gedurig elke dag besig wees om te groei in die **GENADE** en in die **KENNIS** van die Here Jesus.
Jy sal elke dag meer en meer oorwinning behaal, want jy is besig om **VERLOS** te raak.
Jy is besig om gered te word van jou gewoontes; van jou slawerny aan sonde.
Romeine 6:14;

Want die sonde sal oor julle nie heers nie; want julle is nie onder die wet nie, maar onder die genade.

Filippense 1:19;

Want ek weet dat dit deur julle gebed en die ondersteuning van die Gees van Jesus Christus my tot heil sal strek.

Filippense 2:12-13;

12 Daarom, my geliefdes, soos julle altyd gehoorsaam gewees het, nie in my teenwoordigheid alleen nie, maar baie meer nou in my afwesigheid, werk julle eie heil uit met vrees en bewing;
13 want dit is God wat in julle werk om te wil sowel as om te werk na sy welbehae.

2 Thessalonicense 2:13;

Maar ons moet God altyd oor julle dank, broeders wat deur die Here bemin word, dat God julle van die begin af verkies het tot saligheid in heiligmaking van die Gees en geloof in die waarheid,

Romeine 8:2;

Want die wet van die Gees van die lewe in Christus Jesus het my vrygemaak van die wet van die sonde en die dood.

Galásiërs 2:19-20;

19 want deur die wet is ek vir die wet van die dood om vir God te lewe.
20 Ek is (was - Grieks) met Jesus gekruisig, en ek leef nie meer nie, maar Christus leef in my. En wat ek nou in die vlees lewe, leef ek deur die geloof in die Seun van God wat my liefgehad het en Homself vir my oorgegee het.

2 Korinthiërs 3:18;

En terwyl ons almal met onbedekte gesig soos in ‘n spieël die heerlikheid van Here aanskou, word ons van gedaante verander na dieselfde beeld, van heerlikheid tot heerlikheid, as deur die Here wat die Gees is.

**3. Saligheid in die Toekomende Tyd:**

Die gelowige sal nog gered word in die sin dat hy volkome in Gees, Siel en Liggaam gelykvormig aan ‘n opgestane Christus sal wees.

My broer en suster, u redding en my redding, en ons verlossing kan nooit kompleet wees solank as ons nog in hierdie ou lamlendige liggame van ons lewe nie. Ons is vatbaar vir siektes, sommiges van ons is gebreklik; baie van ons moet brille dra, soos ek ook maar. Ek dink nie, met alle respek Jannie, ek weet julle help ons, en ek is baie dankbaar daarvoor, maar God se volmaakte wil is dat ek nie met ‘n bril moet rondloop nie, ensovoorts, en so aan.

Ek weet daar is baie mooi mense onder ons, maar ek wil vir u sê ons gaan nog baie mooier wees. Ons gaan lyk soos Jesus, ons gaan wees soos Hy in ons opgestane liggaam. Ons sal nooit meer sterwe nie, ons sal nooit meer siek word nie, ons sal nooit meer hartseer wees nie, daar sal nooit meer trane oor ons wange rol nie, dit kom nog; dit is deel van my redding. Dit is alles wat Jesus vir my verwerf het, maar die program / tydtafel moet net uitloop wat ek nou al vir u baie geleer het in baie van my leringe (teachings).

**Ons sal volkome wees soos Jesus:**
Ek dink nou maar aan, ek gaan dit nou maar net vinnig vir u noem:
Filippense 3:20-21; (waar hy sê)
20 Want ons burgerskap is in die hemele van waar ons ook as Verlosser verwag die Here Jesus Christus,
21 wat ons vernederde liggaam van gedaante sal verander, om gelykvormig te word aan sy verheerlikte liggaam volgens die werking waardeur Hy ook alles aan Homself kan onderwerp..
1 Johannes 3:2;
Geliefdes, nou is ons kinders van God, en dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees nie; maar ons weet dat ons, as Hy verskyn, aan Hom gelyk sal wees, omdat ons Hom sal sien soos Hy is.

Dit is die klimaks en die vervolmaking van verlossing.
Dit is die ware evangelie.
Saligheid is uit genade, deur die geloof, is ‘n vrye gawe en heeltemal sonder werke.
Romeine 3:27-28;
27 Waar is dan julle roem? Dit is uitgesluit. Deur watter wet? Van die werke? Nee, maar deur die wet van die geloof.
28 Ons neem dus aan dat die mens geregverdig word deur die geloof sonder die werke van die wet.
Romeine 4:1-8;
1 WAT sal ons sê, het Abraham, ons vader na die vlees, verkry?
2 Want as Abraham uit die werke geregverdig is, het hy iets om op te roem, maar nie teenoor God nie.
3 Want wat sê die Skrif? Abraham het in God geglo, en dit is hom tot geregtigheid gereken.
4 Maar aam hom wat werk, word die loon nie na guns toegereken nie, maar na verdienste;
5 aan hom egter wat nie werk nie, maar glo in Hom wat die goddelose regverdig, word sy geloof tot geregtigheid gereken.
6 Soos Dawid ook die mens salig spreek aan wie God geregtigheid toereken sonder werke:
7 Welgeluksalig is hulle wie se ongeregtighede vergewe en wie se sondes bedek is.
8 Welgeluksalig is die man aan wie die Here die sonde nie toereken nie.
Romeine 6:23;
Want die loon van die sonde is die dood, maar die genadegawe van God is die ewige lewe in Christus Jesus, onse Here.
Efésiërs 2:8;

Want uit genade is julle gered, deur die geloof, en dit nie uit julleself nie: dit is die gawe van God;

Die Godsorde is eerstens **SALIGHEID** en dan **WERKE**:
Efésiërs 2:9-10;
9 deurdat Hy aan ons die verborgenheid van sy wil bekend gemaak het na sy welbehae wat Hy in Homself voorgeneem het,
10 om die volheid van die tye te reël, met die doel om alle dinge wat in die hemele sowel as wat op die aarde is, onder een hoof in Christus te verenig -
Titus 3:5-8;
5 nie op grond van werke van geregtigheid wat ons gedoen het nie, maar na sy barmhartigheid het Hy ons gered deur die bad van die wedergeboorte en die vernuwing deur die Heilige Gees
6 wat Hy ryklik uitgestort het op ons deur Jesus Christus, ons Verlosser;
7 sodat ons, geregverdig deur sy genade, erfgename kan word ooreenkomstig die hoop van die ewige lewe.
8 Dit is ‘n betroubare woord, en ek wil hê dat jy hierdie dinge beslis bevestig, sodat die wat in God glo, sorg kan dra om goeie werke voor te staan; dít is wat goed en nuttig is vir die mense.

Dit is die basis van die ware evangelie, maar dit gaan nog baie verder as dit. En dit kan ons die Here dank, het God vir ons gewys; ons wat weet wie ons is, ons wat weet wie die ware Israel is.

Maar kort na die dood van die apostels het die wrede wolwe gekom met ‘n “ander evangelie” en daaroor het ek ook met u baie gepraat; die Skrif teks daarvoor, om maar net een te noem, ek gaan hom net vir u noem: - - - - -
Handelinge 20:27-31;
27 Want ek het nie nagelaat om aan julle die hele raad van God te verkondig nie.
28 Gee dan ag op julleself en op die hele kudde waaroor die Heilige Gees julle as opsieners aangestel het om as herders die gemeente van God te versorg, wat Hy deur sy eie bloed verkry het.
29 Want ek weet dit, dat ná my vertrek wrede wolwe onder julle sal inkom en die kudde nie sal spaar nie.
30 Ja, uit julle self sal daar manne opstaan wat verkeerde dinge praat om die dissipels weg te trek agter hulle aan.
31 Daarom moet julle waak en onthou dat ek drie jaar lank nag en dag nie opgehou het om elkeen met trane te vermaan nie.
- - - - wat toe nou met die “**ANDER**” prediking begin het.

Ek gaan bv. vir u nou elemente van hierdie "**ANDER EVANGELIE**" noem.
Dit sal ons 'n paar dienste neem om daarop in te gaan.
Byvoorbeeld:

a) Die ware evangelie wys vir ons baie duidelik dat Jesus en Israel onafskeibaar van mekaar is.
b) Die ander evangelie het Jesus heeltemal los gemaak van Israel.

Dus, is dit volgens ons teks 'n vervloeking!
Elkeen van ons, en ek sê nou baie ernstige dinge, elkeen van ons wat nog na ander preke gaan luister, en na ander kerke toe gaan, sit onder 'n bediening van vervloeking. Dit is 'n verskriklike ding wat ek sê, maar dis die waarheid.
Jesus en Israel is onafskeibaar van mekaar!
Hierdie "ander evangelie" sê "liefde" en hulle drup eintlik van "liefde"; Dit is 'n vals liefde! Dis nie die liefde van God nie.
'n Vals geregtigheid! Ag, ons sien dit in ons politiek orals: bv. "O, ons het die swartes so onregverdig behandel".
Ek wil nou nie daarop ingaan nie, maar ek wil net vir u wys wat ek daarby bedoel. Ons loop gebukkend onder 'n vals skuldgevoel.
Dit word nooit gesê wat ons wel vir die swartes gedoen het nie! Dit hoor jy nêrens nie! Jy hoor dit nie in die prediking of êrens nie! Nee, want hulle is bang dit kan dalk hulle saak verongeluk.

In hierdie "ander evangelie" hoor ons van 'n vals koninkryk: O, nee, die koninkryk is nou in jou hart! en die koninkryk sal eendag in die hemel wees, niks word gesê van God se koninkryk op hierdie aarde nie!
Hoe moet hierdie aarde dan regeer word?

Moet hierdie Duiwel dan nou maar aanhou om hierdie aarde te regeer met al sy vals stelsels: rente stelsels, politieke stelsels, die "wonderlike demokrasie" (wat ek nêrens in die Bybel van lees nie, wat verheerlik, ek kan amper se vergoddelik word). Dis 'n vals koninkryk!
Hierdie "ander evangelie" is 'n vals kerk, dis vals goed wat daarin is.
Dis 'n vals wederkoms! Daar is, ek kan amper sê, dosyne van soorte van wederkomste.
Elke "ander evangelie" preek 'n ander soort wederkoms!
Verskillende soorte geheime wegrapings, en ek weet nie alles wat nie! En dít, die waarheid en feite; is tog so duidelik en so suiwer in God se Woord!
Ek het nou maar net vir u 'n paar dinge genoem!
'n Vals Antichris!
'n Vals Millennium!
Die ware evangelie, is goeie nuus, want evangelie ("gospel") beteken **GOEIE NUUS!**

Maar luister nou mooi na my redenasie:
Wat is “Goeie Nuus”?
Hoe werk “Goeie Nuus”?
Ek gebruik hierdie illustrasie van ‘n seun of ‘n dogter wat matriek geskryf het - nou kom die resultate uit aan die einde van die jaar, en o, daardie koerant word opgeraap! Nou soek ek hier na my seun se naam wat matriek geskryf het, of dalk my suster se seun of vat nou ten minste ‘n vriend se seun of een van my broers en susters se seun in die kerk wat matriek geskryf het. Maar voor ek by daardie naam uitkom, kry ek baie ander name; sê nou maar Jan Jordaan; sewe onderskeidings, dis mooi, dis goed! Maar ek ken vir Jan Jordaan of sy ouers of wie ook al glad nie! Dis interessant vir my, ek is bly oor ‘n Israeliet met ‘n naam van Jan Jordaan wat sewe onderskeidings gekry het; maar dis nie vir my goeie nuus nie, want ek ken hom mos nie! Maar hier loop ek so ‘n entjie aan, en sê nou maar my eie ou seun (terloops, hy het dit nie gekry nie, maar ek noem dit nou maar net as voorbeeld) Johan Neser, sewe onderskeidings - Matriek! Ek spring amper deur die dak van blydskap! Dis goeie nuus vir my! Dis my seun! Of ek kry Broer Jan se seun, Jannie de Winnaar: sewe onderskeidings. Dis goeie nuus vir my, want ek ken julle, en ek is lief vir julle, en ek is bly saam met julle.

Nou - evangelie! Jesus het gesterf aan die kruis! Vir wie? Vir Israel! Die profete sê so!
Jesus het nie gesterf vir die Filistyne nie!
Hy het nie vir die Hetiete of die Jebusiete gesterf nie!
En ek weet ek sal dalk hiervoor nou kop afgekap word, maar ek lees nêrens in die Bybel dat hy vir die Zoeloe, of die Sesotho, of vir die Boesman, of vir die Hottentot gesterf het nie!

Ek lees dit regtigwaar nie. Dus, Jesus se sterwe aan die Kruis is vir hom nie goeie nuus nie! Dit het niks met hom te doen nie, maar dat Jesus vir Israel gesterf het, dis GOEIE NUUS!
Maar ek sou nie geweet het van daardie onderskeidings as ek nie ‘n koerant gehad het om dit in te lees nie, of iemand my gebel het en gesê het: “Hoor jy, hoor jy Broer, jou seun of jou vriende; daar het nuus gekom!” Dit is nuus, jy moet dit hoor!
Dit moet aan jou meegedeel word, dit is evangelie - dis goeie nuus!

Maar, dit moet die regte evangelie wees; ‘n vals evangelie beteken niks.
As daar vals nuus was, dan was dit eintlik vir my baie sleg!
As hulle vir my gesê het my seun het sewe onderskeidings gekry, dalk het hy gedruip, dit het my dan heeltemal onder ‘n vals indruk gebring.
En dit is wat hierdie “ander evangelie” doen!

Geen wonder dat Paulus sê "laat dit 'n vervloeking wees" nie!  Ek dink ek praat vanmôre met Israeliete, en mense wat ons verstaan.

Ek het hier 'n hele klomp pragtige tekste:
In Jesaja veral, waar dit sê van die Verlosser wat vir Israel sou sterf:
Jesaja 53:8;

" - - - - Ter wille van die oortredinge van my volk was die plaag op Hom.

Sodat daar 'n **VERSOENING** kan wees;
(Onthou u nog wat ek gesê het van die versoening?)
Sodat daar **VERLOSSING** kan wees;
Sodat daar 'n **HEELHEID** kan wees;
Sodat daar **GENESING** kan wees;
Sodat daar 'n **VRYMAKING** kan wees!

Dis GOEIE NUUS!  Dis EVANGELIE!
Dis die REGTE EVANGELIE!  Dis die WARE EVANGELIE!

Maar hierdie ander vals predikers wat nou vir daardie ander nie-Israel nasies gaan sê: "Jy is verlos! Jesus het vir jou gesterf" - dis 'n vals berig! Dis verkeerde nuus! Ek is jammer vir daardie mens, want hy gaan ontnugter word, hy gaan teleurgesteld wees.  Kyk nou maar net na die resultate daarvan!

Nou in hierdie "heerlike evangelie" is een van die magtige punte, deel van die koninkryk, dat hierdie Messías wat vir u en vir my gesterf het, Hy kom terug as ons Koning! Hy kom in mag en in majesteit en heerlikheid! Hierdie keer nie op 'n ou donkievulletjie deur die strate van Jerusalem nie.  En terwyl ek dit nou noem, dit was 'n ander deel van die evangelie.  Toe ek nou hierdie boodskap gekry het, toe het ek nou eers gewonder, moet ek die titel gee:
'n Ander Jesus, OF 'n Ander Evangelie ?
Toe voel ek, nee, my tema is eintlik: " 'n Ander Evangelie".
Maar Jesus is anders as wat hierdie "ander evangelie" Hom verkondig!
Jesus was altyd anders, en dit moet u en ek onthou.
Toe Jesus op daardie ou donkievulletjie deur die strate van Jerusalem ry; o, ek kan met groot gevoel daaroor praat, want ek voel die Here het dit vir my openbaar.  Ek dink daardie klomp Jode, daardie klomp Edomiete was in so 'n verleentheid, hulle was so skaam, hulle het nie geweet waar om hulle koppe in te steek nie, want hulle het gespog, hulle het gespog teenoor daardie Romeine wat self in swier op hulle pragtige perde met hul pragtige vaandels en hulle gevolg (hulle "body guards") gery het.  Hulle, dieselfde Jode, het so baie keer as hulle so as't ware gewurm het onder hierdie

Romeinse oorheersing, vir hulle gesê: “Wag ‘n bietjie tot ons Messías kom! Die profete sê Hy sal so wees en so wees en Majesteit, Heerlikheid! Julle ou Romeinse hoofmanne, en selfs julle Keiser; ag, sy ou liggie sal verdof in die LIG van onse KEISER!, ons Koning Jesus! Wag net tot Hy kom!”

En hier ry Hy op ‘n donkievulletjie! Jesus was ‘n mooi man, ‘n normale man! Ek dink daardie ou donkievulletjie se knietjies het geknak onder hom - pateties! Dit het sleg gelyk. Maar dit was **NODIG**, want onse God wek nie **HOOGMOED** in ons harte nie. Hy het ons die **NEDERIGHEID** kom wys! En ons moet eers nederig word voor ons verhoog kan word! Dit sê: vir die Jode was Hy ‘n **STRUIKELBLOK**! vir die Grieke was Hy **DWAASHEID**!

**DWAASHEID?**

Paulus sê: “wanneer ek swak is, dan is ek sterk. Ek sal liewer in my swakheid roem, sodat die krag van Christus in my volbring kan word”.
Jesus is anders!

Hierdie Wêreld Stelsel beroem hom in mag en in grootsheid! Groot geleerdheid, groot posisie, groot rykdom, groot geld, dis die groot menere!
In die evangelie is dit nie so nie.
Jesus is anders!
Maar in hierdie “ander evangelie”, kom al hierdie dinge uit!
Ek kon nou in meer besonderhede daarop ingegaan het:
Jesus kom en Hy sê vir hierdie Jode:
“Julle slange, julle addergeslag, julle addergebroedsel!”
Geen wonder hulle het Hom gehaat nie!
Die Jesus wat vandag verkondig word, praat nie so nie!
Alles drup net van “liefde”, alles net van sagtheid.

Die evangelie wat u en ek moet verkondig, die “Ware Evangelie”, praat hard waar daar hard gepraat moet word, spaar niks waar daar niks gespaar moet word nie.
Dis ‘n “ander evangelie” wat vandag verkondig word!

Ek moet nou ongelukkig sluit, maar ek wou nog in meer besonderhede ingegaan het op hierdie situasie in Palestina.

Hierdie “ander evangelie” sê: O, hierdie Jode wat daar gevestig is, dit is God se volk volgens die profete! En daarom is Amerika, veral, die “prisonier” van die Jode! Maar hy is nie net die “prisonier” van die Jode nie, hy is ook die “prisonier” van hierdie “ander evangelie”, want dit is hierdie “ander evangelie” wat vir hom sê die Jode is die uitverkore volk van God.

Dis hierdie “ander evangelie” wat vir Amerika sê:  Jý sal geseënd wees as jý - - - .

(Die opname op die kasset eindig hier en verdere transkripsie is ongelukkig onmoontlik; ons vertrou u het die grootsheid en die belangrikheid van hierdie lering gunstig ontvang).

Amen.

# Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ‘n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.
Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes. siektes en ellende op aarde is.
Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.
By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ‘n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.
Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia kantoor:

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |

| No | Titel |
|---|---|
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |

| No | Titel |
|---|---|
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |

| No | Titel |
|---|---|
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Griek of Jood |

**English books available**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his "Cushite" Wife |
| 26 | Unpublished Writings |

| | |
|---|---|
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour |
| 30 | The Book of Romans |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar
**'n Biografie van F.W.C. Neser**
Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom is daar 'n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD's en Videobande**
Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD's en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**

Besoek ook **ons webtuiste:** www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 100 Afr. en Eng. boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com
Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD's/of DVD's te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.